# In die greep van ketters of, Die Christen

## Aantekeninge en essays oor godsdiens, geloof en ongeloof

BRAND SMIT



# INHOUD


INLEIDING 8

NOTA: Ek sê nie ek glo nie aan “God” nie 9
My ongeloof in die God van Woorde 10
Om oor God te praat 14
NOTA: ’n Plek waar ek nie hoort nie 24
NOTA: Resultate wat agterbly in hierdie wêreld 26
Gesprek met Mormoonse sendelinge op die trein 28
Ek glo steeds … 31
Terugkeer na die gesprek met die Mormoonse sendelinge (wat net gedeeltelik plaasgevind het – ook op die trein) 35
NOTA: Waarheid en woordeskat 38
NOTA: Nooit te vroeg vir ketterse gedagtes nie 40
Ek is sterflik, én onsterflik 43
NOTA: Geloof op ’n skaal van waarskynlikheid 47
NOTA: Geïntegreerde beskouing van bestaan – spirituele dimensie 48
NOTA: Godsdiensverskille – begrip gebou op ondersoek 50
Is ’n kameelperd werklik oranje, soos ’n lemoen? 55
In die greep van ketters, of, Die Grootste Gebod 58
’n Poging om te verduidelik waaraan ek glo 65
NOTA: Hoekom ek nie myself ’n ateïs noem nie 68
NOTA: Soekenjin met ’n ideologiese databasis 70
Skepping, ewolusie, intelligente ontwerp, en soos gewoonlik, taal en waarheid 72
Twee speurders, en twee dokters 74
NOTA: Die handewerk van mense 76
Die gesag van ’n logiese redenasie 78
NOTA: Die Christen in my geestesoog 81
Waar lê die probleem? 83
NOTA: Opsies vir die ongelowige 84
’n Definisie van Christenskap 85

# Aanhalings

“Toe, in my vroeë twintigs, het die sterk vermoede by my posgevat dat hierdie god gemaak is deur mense, soos die goue kalf wat die Israeliete gemaak het terwyl Moses op die berg was. Ek het oortuig geraak daarvan dat mense oor die verloop van eeue hierdie God van Woorde geskep het om dieselfde redes hoekom die Israeliete die goue kalf gemaak het …”

“Na 45 minute het ek uitgestap en … ek was teleurgesteld. Teleurgesteld in die ‘preek’ wat hoofsaaklik bestaan het uit ’n pseudo-wetenskap/geskiedenislesing om te ‘bewys’ dat Christus werklik gesterf het.”

“Feit is, ons kan nie funksioneer sonder geloof nie – dat môre byvoorbeeld soos verlede Dinsdag moet wees in terme van werkskedule en ander aktiwiteite, is geloof. Ons kan slegs *glo* dat Napoleon of Julius Caesar of Aristoteles bestaan het; hulle kan nie ons sintuie oortuig dat hulle ooit bestaan het nie. Ons glo dat hulle bestaan het, omdat ons lees van hulle, of lees wat hulle geskryf het.”

“Hoewel die meerderheid lede van die gemeenskap van gelowiges nie die vaagste benul hiervan het nie, is die Christelike religie in die greep van ketters. Hierdie gelowiges resiteer alles woord vir woord wat die ketters hulle leer, Sondag na Sondag, preek na preek. Meer as dit, vele sogenaamde Christene doen hulle bes om die ketterse afdwaling van die Christelike leer so wyd te verkondig as wat hulle vermoëns hulle in staat stel.”

“Natuurlik glo vele Hindoes dis nonsens: hulle kan wys op miljoene mense se persoonlike ervarings wat aan hulle bewys dat Krishna werklik bestaan. Dieselfde met volgelinge van enige ander godsdienstige tradisie. Die vermoëns van enige mens met ’n vaste voorneme en ’n gevestigde belang in ’n

spesifieke beskouing om bewyse te vind vir iets waarin hulle glo, kan nooit onderskat word nie.”

“Ek sê dus nie die persoon wat godsdienstige geskrifte raadpleeg wanneer hulle soek na ’n antwoord op die vraag van wat hulle met hul lewens moet doen, is primitief nie. Die skrywers van die betrokke teks was immers in hulle dag gerespekteer as gesaghebbende figure. Ek vra bloot: Hoekom nie ’n tweede mening oorweeg nie, veral as die mening redelik, en dalk relatief logies uiteengesit is?”

“Die volgeling van Jesus, soos ek oor hom dink, sal nie veel waarde heg aan die identiteitetiket van ‘Christen’ nie. Hy sal net sy skouers optrek en sê jy kan hom noem wat jy wil. Al wat vir hom belangrik is, is om sy naaste lief te hê soos hy homself het.”

“As iemand beweer water kook teen ’n sekere temperatuur, en iemand anders kyk hom ongelowig aan en vra hoe hy dit weet, kan die een wat die bewering gemaak het eenvoudig ’n pot water op ’n warm plaat sit, ’n termometer daarin druk, en – voila! – na ’n paar minute is die bewering gestaaf. Indien die ander persoon wil argumenteer dat dit ’n vloekskoot was, kan hulle dit weer doen, of nog beter – die “ongelowige” kan dit self probeer, met presies dieselfde resultaat.”

# INLEIDING

## Wie is die skrywer?

Gebore op 29 Junie 1971 in Pretoria, in die Republiek van Suid-Afrika.

Spandeer twee jaar in Suid-Korea as Engelse onderwyser tussen 1996 en 1998.

Werk in Johannesburg vir ses maande in 1998.

Vertrek na Kaohsiung, in die suide van Taiwan, in Januarie 1999.

## Waaroor gaan hierdie bundel?

Seun word groot in ’n Christelike huishouding.

Ernstig oor godsdiens as tiener en as jong volwassene.

Word gekonfronteer met historiese ontwikkeling van sy godsdienstige oortuigings.

Twyfel oor die “waarhede” waarmee hy grootgemaak is lei tot geloofskrisis.

* * * * * * * * * * * * * * *

Die notas en essays in hierdie versameling is geskryf tussen 1999 en 2016.

## NOTA: Ek sê nie ek glo nie aan "God" nie

Saterdag 14 Augustus 1999

Ek weet nie van "God" nie. Dit beteken nie ek glo nie aan "God" nie. Al wat ek sê is dat alles wat ek gedink het ek weet van "God", deur mense aan my gegee is. Eers jare later het ek uitgevind dat baie van hierdie mense óf nie my vertroue in hulle woord waardig was nie, óf hulle het ook maar net aan my vertel wat aan hulle vertel is, en wat hulle besluit het om te glo om hulle eie persoonlike redes.

Feit is, ek het nog nooit vir "God" gesien nie – as "God" gesien kan word in die konvensionele begrip van die woord, so ek moet luister na ander mense se opinies of leerstellings oor "God". Die probleem? Hierdie mense het ook nog nooit vir "God" gesien nie. Hulle glo net wat aan húlle geleer is om te glo. Of hulle baseer hulle geloof op 'n kombinasie van wat aan hulle geleer is en persoonlike ervaring – wat steeds beteken hierdie persoon se waarheid is subjektief.

Nog 'n ding: kennis – of "waarheid" – wat van geslag tot geslag oorgelewer word, bly nie eers altyd dieselfde nie! Soos kulturele praktyke verander en soos die res van die mens se bestaanswêreld verander, word subtiele verstellings gemaak aan doktrines en persoonlike oortuigings.

Ek sê dus nie ek *glo* nie aan "God" nie, ek sê net ek *weet* nie van "God" nie. Ek weet wat ánder glo hulle weet, maar ek kan nie net in iets glo omdat ander so glo nie. Ek moet self die waarheid leer ken, op my eie tyd en op my eie manier.

# My ongeloof in die God van Woorde

[Oorspronklik deel van die stuk, “Qwert yuio plkj!”]

Sondag 10 September 2000

Qwert yuio plkj hgfdsa zxcv bnmn …

Ek wens dit kon so gewerk het. Ongelukkig is ek vir die soveelste maal in my lewe verplig om woordeskat van ’n werklike taal te gebruik om my gevoelens te verwoord; om die ledemate wat vingers is te gebruik om woorde op papier neer te vel sodat ek, en moontlik jy, kan sien hoe ek voel.

Ek doen dit in die taal wat bekend is aan die wêreld as Afrikaans. Ek kon dit in ’n ander taal ook gedoen het, maar dit sou aan die einde dieselfde effek gehad het. Iemand anders sou daarna kon kyk en sê: Ja, ek dink ek verstaan.

Soos dinge staan, is jy aan die ander kant van hierdie teks. Ek hoop dus die proses werk soos dit moet.

Hoe voel ek? Angstig, en eensaam. Angstig, omdat ek steeds op ’n vreemde manier glo aan die god aan wie my ouers my voorgestel het met goeie bedoelings; die god oor wie ek geleer is dat hy soos ’n goeie vader is – die beste van vaders wat enige kind ooit kan hê.

Toe, in my vroeë twintigs, het die sterk vermoede by my posgevat dat hierdie god gemaak is deur mense, soos die goue kalf wat die Israeliete gemaak het terwyl Moses op die berg was. Ek het oortuig geraak daarvan dat mense oor die verloop van eeue hierdie God van Woorde geskep het om dieselfde redes hoekom die Israeliete die goue kalf gemaak het: Hulle wou ’n god hê wat hulle kon sien, voor wie hulle kon neerbuig, voor wie hulle offerandes kon neerlê. Die god met wie Moses in die Bybelverhaal gaan praat het was eenvoudig te ver – te ver, te onsigbaar, te misterieus, te onaantasbaar. Die God van Woorde, soos die goue kalf, is nie te misterieus nie. Hy word wel misterieus genoem, maar net omdat dit ’n eienskap is wat die mense graag aan hulle god wil toeskryf.

Hoe kan ’n god immers misterieus wees as die mense wat hom misterieus noem ook aanspraak maak dat hulle weet wat hy dink, en weet wat hy al gedoen het en wat hy nog gaan doen? (“Maar ons weet niks van hierdie dinge nie,” sal mense met groot verontwaardiging uitroep. “Ons weet nie wat God dink nie! Ons weet nie wat Hy gaan doen nie! Ons weet nie die helfte van alles wat Hy al gedoen het nie, en ons kan nooit Sy planne, of Sy doel met dinge verstaan nie!”) Hierdie God van Woorde kan ook *gevoel* word. In die regte omstandighede, bygesê, wat gewoonlik plaasvind in kerke met baie instrumente op die verhoog, en ’n prediker wat met ’n mikrofoon rondloop. (“O nee,” sal die mense weer sê, “jy kan God ook voel in die privaatheid van jou binnekamer.”) En soos die goue kalf kan hierdie God van Woorde tevrede gemaak word, kan sy guns vir jou saak gewen word, deur die magiese krag van ’n hele reeks rituele. Jy kan sing en neerval, en jou hande saamslaan, of Bybelstudie doen, of lang gebede doen, en so aan, en so aan. En die verontwaardigdes sal met elke punt my hewig daarvan beskuldig dat ek alles verdraai, dat ek duidelik nie die eerste waarheid oor hulle god ken nie, en mag hulle vir my bid, sommer nou, ek hoef nie eers my oë toe te maak nie.

Waarop dit alles neerkom is dat ek nie meer glo aan hierdie God van Woorde nie. Ek het dit al so in my eie weergawe van ’n amptelike deklarasie uitgespel. En ek het beter gevoel daarna, want woorde kan ’n ding tog so amptelik laat lyk.

Soos die tyd egter verby gegaan het, het ek agtergekom dat ’n mens nie so maklik van jeugtyd oortuigings ontslae raak nie. Ek glo nie meer aan die detail nie – die Persoonlike Verlossing doktrine is een voorbeeld. Maar elke nou en dan, in ’n stil oomblik, het ek hierdie visie van die god waarin ek nie meer glo nie: ’n aller-magtige koning, op sy goue troon, wat in peinsende stilte na my kyk. Ek sal weet die manier hoe hy na my kyk, is nie dié van ’n liefdevolle vaderfiguur nie. Hierdie figuur sal ’n enkele woord nie uiter nie, maar ek sal ’n

goeie idee hê wat hy dink: dat ek maar net moet wag, my dag sal kom. “Dan sal ons sien wie’s baas. Dan sal ons sien wat maak jy met al jou goed deurdenkte argumente. Jy wil mý kritiseer? Omdat ek nie wát gedoen het nie? Omdat ek gesê het ek sal wát doen? Wie dink jy is jy?” En ek sal my woorde sluk, en skielik bewus wees van die feit dat dit alles waar is. Wie is ék immers om voor hierdie majestueuse figuur te staan en aantygings rond te slinger? Ek sal stilletjies wil omdraai en gaan wegkruip, maar hy sal sy vinger lig, iets sê wat ek nie sal kan uitmaak as woorde nie, en die volgende oomblik sal ek myself in ’n verskriklike poel vuur bevind.

So much for my arguments.

[…]

* * * * * * * * * * * * * * *

“A doctrine which places a high value on truth is always going to find it difficult to allow individuals to make their own wrong decisions.”

~ Roger Trigg, *Ideas on Human Nature*

* * *

“Wat ek geleer het op universiteit, kan opgesom word in een sin: Mense wat veronderstel is om reg te wees, is nie altyd reg nie.”

~ Uit die Pers Notaboek

* * * * * * * * * * * * * * *

# Om oor God te praat

Sondag 11 November 2001

Ongelukkig kan dit, om verskeie redes, nie so werk nie. Die idee, soos die titel aandui, is dat ek my opinie moet gee oor ’n sekere verskynsel, naamlik die welbekende begeerte om oor God te praat.

Kom ons begin by die mees basiese vraag: Hoekom wil ons oor God praat (belangrik om te noem, ek beperk myself in hierdie stuk tot die "God" van die Joods-Christelike tradisie)? "Ons wil oor God praat," sal baie mense antwoord, "omdat God vir ons belangrik is." "God vervul 'n belangrike plek in ons lewens," sal ander byvoeg ("die belangrikste plek," sal ander hulle reghelp). Nog ander sal antwoord, "God is vir ons soos 'n vader, en soos met ons aardse vaders wil ons graag met ons Hemelse Vader 'n verhouding hê." Is dit nie 'n noodwendige resultaat daarvan as ons God "Vader" noem nie? En as jy praat van 'n verhouding, dan volg dit dat jy darem 'n paar dinge moet weet oor die persoon met wie jy die verhouding het, of met wie jy graag 'n verhouding wil bewerkstellig.

Dis op hierdie punt wat ek die oop spasie aan die begin wil verduidelik. Ongeag of jy teïsme of ateïsme aanhang, as jy praat oor God, praat jy nie oor 'n gebou of 'n berg, of jou gunsteling soort blom nie. Jy praat oor iets waarin mense *glo*, nie iets wat hulle fisies kan aanraak en kan beskryf op 'n wyse wat geverifieer kan word deur onbetrokke ander nie. Maar dit gaan verder as dit: die woorde wat jy kies wanneer jy oor God praat, vorm deel van jou begrip van God, of dit bevestig jou spesifieke begrip van God. God soos jy oor "hom" skryf of praat, word die god waarin jy glo, waarin jy verwag ander moet glo, selfs die god waarin jy moontlik bely, jy nie glo nie.

'n Historiese feit: die idee van "God" (weereens, soos vervat in die Joods-Christelike tradisie) 'n sentrale deel vorm van 'n betekenisvolle persentasie van die wêreldbevolking se werklikheidservaring, en sover deel was van mense se werklikheidservaringe vir solank as wat enige iemand kan onthou, of so lank as wat historiese data opgeteken is. God is nie 'n "iets" of 'n "iemand" wat verlede jaar 'n verskyning gemaak het nie. (Hoewel die konsep van 'n metafisiese, kosmiese entiteit aangetref word in feitlik alle kulture, oor kontinente en tye heen, wil ek weereens daarop wys dat ek

die bestek van hierdie essay beperk tot die konsep soos verstaan in Joods-Christelike monoteïsme.)

Hoe gemaak as daar óór God gepraat moet word? Menslike kommunikasie bestaan uit klanke en simbole wat verwys na sekere dinge. As jy ’n klank vorm in jou mond wat hoorbaar is as “tamatie”, weet almal wat bekend is met die stel klanke en simbole van die Afrikaanse taal dat jy verwys na daai rooi ding wat geëet kan word en goed werk in slaaie en op toebroodjies. Maar hoe praat ’n mens oor God? Sommiges sal sê dis maklik – jy maak staat op tekste, geskryf deur mense wat voor jou gekom het, wat aanspraak gemaak het daarop dat hulle vir God geken het en openbarings van God ontvang het. Ander sal byvoeg dat hulle God ken uit persoonlike ervaring, en dat ook húlle al openbaringe van God ontvang het.

Ek kan my vraag effens anders stel: Hoe het mense oor God gepraat vóór hulle vir God geken het, of vóór hulle openbarings ontvang het wat aan hulle spesifieke inligting oor God gegee het? My probleem in hierdie skrywe is spesifiek gemoeid met hierdie aangeleentheid.

Die Franse filosoof Voltaire het gesê, “As God nie bestaan het nie, sou die mens hom geskep het.” ’n Slim spel met woorde, soos vele teoloë sedert die 18de eeu al uitgewys het. Wat Voltaire moontlik wou bevestig met hierdie stelling, is dat die mens God nodig het; dat die mens nodig het om te wéét dat God bestaan.

As hierdie wete dat God bestaan egter voldoende was, sou daar moontlik ’n resep vir tamatiebredie gewees het op hierdie spesifieke bladsye. Maar net om te glo dat God bestaan, is vir vele mense nie genoeg nie. Hulle wil meer weet óór God. God moet ’n naam hê (of dan ten minste ’n titel). God moet ’n persoonlikheid hê. God moet selfs ’n geslag hê. Die redes vir hierdie menslike aspekte van God is natuurlik dat volgens die boek van Genesis die mens na die “beeld van God” geskape is. En omdat die mens ’n naam het, ’n

persoonlikheid het, en óf man óf vrou is, moet vrae rakende hierdie dinge tog ook oor God beantwoord kan word, dan nie?

Is God dus ’n mens? Of is die mens soos God, maar net in staat tot sonde? As God ’n mens is, om watter rede sou hierdie God-mens dan nie so verskyn het aan die trekkende Israeliete in die woestyn nie? Hoekom moes ’n wolk, en vuur die teenwoordigheid van God aandui? En hoekom mag geen gewone mens hierdie mens-God sien wat dan net soos enige ander mens lyk nie? Is die antwoord bloot omdat hierdie God-wat-soos-’n-mens-lyk heilig en sonder sonde was, en omdat ’n aangesig tot aangesig ontmoeting tussen God en die mens-wat-in-staat-is-tot-sonde onaanvaarbaar sou wees in ag genome die heiligheid van God? Of is dit omdat God iets anders is – ’n *teenwoordigheid*, en nie ’n vel en been mens soos ons nie?

Nietemin, die Israeliete het moontlik geglo indien hulle God van aangesig tot aangesig kon sien, hulle een sou sien wat soos hulle lyk. Of, miskien nader aan die kulturele werklikheid van hulle tyd, hulle het heel moontlik verwag om ’n gesig te sien wat hulle sou herken as dié van ’n middeljarige man van Midde-Oosterse afkoms. In kort, stel jouself Moses voor, en jy sien die “gesig” wat die volk moontlik verwag het om te sien, as hulle toegelaat was om by die berg op te klim en hulle god van aangesig tot aangesig te ontmoet.

Is dit toevallig, hierdie ding dat die Israeliete se God veronderstel was om te lyk soos een van hulle? Hoe dan gemaak met die Oosterlinge, die Polinesiërs, die Afrikane? Was nie ook húlle geskape na die beeld van dieselfde god wat veronderstel was om te lyk soos ’n middeljarige Israeliet nie?

Wat is die implikasies van ’n antropomorfiese beskrywing van God? Die oomblik as ons God aan onsself voorhou as Een van Ons – net beter, sterker, eerliker, genadiger, en sonder enige sonde, dan kyk ons, by wyse van spreke, deur die dik wolk waarin God aan die Israeliete verskyn het. Ons doen onsself voor as een van die

“uitgesoektes van die kinders van Israel” wat aan minder gelukkiges kan sê, “Ek weet hoe God lyk. Hy’t nou wel nie sy hand uitgesteek na ons toe nie, maar ons kon sien onder sy voete was juwele …”

Wat het die res van die “Kinders van Israel” gedoen terwyl Moses in die geselskap van God vertoef het? Soveel van ’n indruk wat God op hulle gemaak het (Exodus 19:16: “donderslae en blitse en ’n swaar wolk op die berg en die geluid van ’n baie sterk basuin, sodat die hele volk wat in die laer was, gebeef het”), het hulle onrustig geraak toe Moses te lank vertoef op die berg (Exodus 32:1: “Hierdie Moses … ons weet nie wat van hom geword het nie”). Kort daarna het hulle oeroue behoefte aan ’n god “wat voor hulle uittrek” vergestalting gevind in ’n god wat hulle kon *sien*, voor wie hulle kon neerbuig, gemaak uit die beste goud wat die volk kon spaar.

Ons sien uit die Bybelse teks God was woedend. “Hy” wou homself verskoon by Moses sodat sy “toorn kon opvlam” en “hy” hulle kon “verteer”.

Aan die een kant het die Israeliete ’n god gehad wat hulle nie kon sien nie, wat in ’n wolk en in vuur aan hulle verskyn het, en wat beraad gehou het op ’n berg wat verbode terrein was solank hierdie god daar was. Aan die ander kant was daar ’n standbeeld van ’n kalf, wat Aäron gegiet en gebeitel het uit goud. ’n Onsigbare god wat wolke, vuur, en oorverdowende klanke gebruik as sy instrumente van teenwoordigheid, versus ’n baie sigbare god wat almal kan *sien*, wat selfs ’n kind so in die verbystap aan sy neef kan beskryf. (Blykbaar kon laasgenoemde nie veel van ’n arsenaal opkommandeer in sy verdediging nie. Moses het die kalf sonder veel agting of vrees van sy altaar afgehaal, dit in die vuur gegooi, en dit fyngemaal.) In ander woorde: ’n *onsigbare god*, versus ’n *sigbare god* wat in die onmiddellike god behoeftes van die mense voorsien het, wat hulle beter laat voel het toe hulle eertydse leier te lank vertoef het.

Hoe praat ’n mens oor God? Deur die gebruik van klanke en simbole wat kenmerkend is van ’n spesifieke taal. Deur te praat, in ’n taal wat mense verstaan. Soos die God van die Israeliete in die woestyn wat volgens oorlewering gekommunikeer het deur ’n vertoning van klank en lig, so praat ons ook oor God op ’n manier wat óns verstaan: God-as-mens, God-amper-soos-mens; of dan soos vele aandring, God-soos-een-van-die-mans-van-ons-volk.

Was die klank-en-lig-vertoning die volle wese van God? Of was dit bloot ’n medium om ’n onsigbare god te laat verskyn op ’n wyse wat mense verstaan? Is die beeld wat ons het van God as ’n Moses figuur die volle wese van God? Is die naam, persoonlikheid en geskiedenis van die god wat ons dink ons ken, die volle waarheid? Of is dit die “wolk van God” – die kommunikasiemiddel waarin God *geklee* word, sodat mense ’n manier kan hê om te kommunikeer oor hierdie kosmiese wese waaraan hulle so ’n oer-behoefte het, sodat hulle makliker met hierdie wese in verhouding kan tree – as dit dan van hulle vereis word, of as hulle dit nodig het?

Dit laat ons uiteindelik met hierdie vraag: Op watter punt word die manier-hoe-ons-oor-God-praat ons eie weergawe van die Goue Kalf – die god wat makliker verstaanbaar is, voor wie ons makliker kan neerbuig in aanbidding; die beter visie van wat dit is waaraan ons so ’n sterk behoefte het?

Die mens is ’n ongeduldige wese. Die mens is een wat sélf ’n plan maak as dit waarvoor gewag word, te lank êrens vertoef, of nie duidelik genoeg vertoon nie. En soos dit duidelik blyk uit die tekste waaraan soveel waarde geheg word vir informasie oor God, vervang ons soms die waarheid met ’n handgebeitelde replika van goud. Of soos dit mag blyk uit nadere ondersoek, vervang ons soms die waarheid oor geslagte heen met iets waar ons eie handewerk aansienlik minder duidelik vertoon – ’n god wat opgebou is uit woorde.

Sal ons moontlik, as ons fyn kyk, iets anders vind as die “Ware God” wat ons dink ons aanbid? Sal ons vind dat ook

óns, soos Aäron, in volle oortuiging uitroep in die aangesig van ons eie gebeitelde afgod, “Môre is daar ’n fees tot eer van die Here!”?

* * *

Wat is die alternatief? Wat gebeur as ons nie vir God kan skets in terme wat ons verstaan nie? Wat gebeur as ons aan die einde moet erken dat ons nie vir God makliker verstaanbaar kán maak nie, of selfs dat ons dit nie behoort te doen nie. Word ons nie dan gelaat met slegs één keuse, naamlik om net doodgewoon te glo nie?

’n Geloof dan, nie gebaseer op sogenaamde feite nie, maar op ’n suiwer keuse. ’n Keuse om te glo, in ’n god oor wie ons miskien nie naastenby so maklik kan praat soos wat ons oor ’n goue kalf kan praat nie; om te glo in ’n god wat ons nie méér soos óns probeer maak omdat dit ons geloof sal vergemaklik nie.

--------------------

**Addisionele Nota, 15 Maart 2011**

Glo in wat? Glo in wie? Is dit onvermydelik dat ons uiteindelik moet wéét?

Die dominee sê vir die gemeente: Glo net. Moenie meer wil weet nie. Moenie onnodige vrae vra nie. Moenie kennis soek, of detail, oor iets waaroor niemand werklik kennis beskik nie, of waaroor detail selfs ongoddelik kan wees.

Die gemeente knik: Goed dominee.

Die volgende oggend is die een diaken nog vuur en vlam na die preek. Hy wil die ou langs hom in die bus oorreed om ook by die gemeenskap van gelowiges aan te sluit. Hy vertel hom in breë trekke wat die dominee die vorige dag gepreek het. “Glo net,” sê hy dan.

“Glo in wat?” vra die ou versigtig.

“Glo in God,” antwoord die diaken.

Die diaken kan sien die ou dink diep. Dan, na ’n minuut, kom die onvermydelike vrae: “Maar wat is God? Waarin wil jy hê moet ek glo?”

Wat ons terugbring by die begin. Ons kan nie prááT oor God, of skryf oor God, of eens na God verwys as ons nie weet waaróór ons praat, of oor wie nie. Ons gebruik die woord “god” en hoop die ander persoon weet wat ons bedoel. Dit het ook algemene gebruik geword dat ons die naamwoord gebruik as eienaam: God is ons god. Wil mense meer weet, praat ons van Jesus. Wil hulle meer weet van die “Vader” verwys ons hulle dalk na die Ou Testament, die god van Abraham en Dawid en Moses. Wil mense nóg meer weet, trek ons dalk ’n teologieboek van die rak af en hoop ons blaai iets sinvols raak wat ons maklik kan aanhaal, iets wat ’n stop kan sit aan die ongemaklike vrae.

Het die ou Israeliete heeldag oor hulle god gepraat, in hulle geselsies met mekaar, in hulle bemoedigings, in hulle sedepreke? Soos ek dit verstaan, was God nie aangespreek as “god” nie – dit wil sê die universele naamwoord. Hierdie entiteit het ’n naam gehad, maar soos ek dit verder verstaan, was jy in diep moeilikheid as jy hierdie naam gebruik het in ydel gesprek (dis te sê as die gewone Israeliet enigsins die naam geken het).

Wat beteken dit? Dit beteken dit was hoogs ongewoon, strafbaar om die waarheid te sê, om oor God te praat.

“Maar dit het alles verander met Jesus,” sal ’n koor moderne gelowiges weer laat hoor.

Presiese kennis? Duideliker kennis? Kennis oor … God? Naam? Geslag? Persoonlikheid? Agenda? Voorkeure? Afkeure? Voorkoms, dalk? Weet ons uiteindelik wát God is? Mens? Vlees? Gees? Hoeveel mense kan verduidelik wat “gees” beteken? Word dit dieselfde verstaan in alle tale en deur mense van alle kulture? Wat van as die begrip van die konsep “gees” radikaal verskil van een taal na ’n ander? Wat

van matriargale gemeenskappe wat gemaklik is met die idee van God as Vrou? Op watter punt moet die moderne gelowige klippe begin bymekaarmaak vir ’n goeie steniging?

Ons – moderne gelowiges en die amper 100 geslagte wat voor ons geleef het sedert die begin van die Christelike Era – het vir onsself ’n helse sloot gegrawe. Ons wil *weet*. Ons het *nodig* om te weet. Ons wil intieme detail hê, want ons begeer ’n intieme verhouding met ons god.

En as ons weer sien word ons manier om óór God te praat, God self. Dan word my manier om oor God te praat die korrekte manier om oor God te praat, en my god die “ware god”. As jou detail verskil van my detail, of dit verskil betekenisvol genoeg van die deklarasie en opsomming van geloof waarop besluit is by die Raad van Nicea in die jaar 325, is jou manier om oor God te praat verkeerd, en jou god ’n valse god.

Kan jou sondes vergewe word as jy ’n valse god aanbid? Sekerlik nie.

Kan jy hemel toe gaan as jy ’n valse god aanbid? Hoe kán jy?

Kan jy genade verwag? Kan jy hoop op vertroosting? Kan jy bid vir jou geliefdes? Sekerlik nie as jou manier om oor God te praat, vals is nie! Sekerlik nie as dit waaraan jy glo en wat jy aanbid, ’n vals god is nie …

Ek wil hierdie stuk afsluit deur ’n voorstel te maak: kom ons hou op om oor God te praat. Kom ons verbeel onsself ons is soos die ou Israeliete wat dit nie sou durf waag om hulle hande uit te steek om God te probeer aanraak deur die onsigbaarheid nie.

Sekerlik is daar mense wat ’n probleem sal hê met hierdie voorstel. Want as ons nie meer oor God praat nie, as ons ophou om brokkies inligting te versamel oor wat ons dink God is en om hierdie inligting oor en weer te resiteer, hoe kan ons dán van mense verwag om in God te glo? Die antwoord is eenvoudig en voor die hand liggend: Ons kan nie. Ons moet

ophou om te praat oor God, en ons moet onsself weerhou daarvan om aan te dring daarop dat mense in God moet glo.

Waarmee laat dit ons? Met bestaan en leef as ’n gemeenskap met sekere waardes, eerder as ’n gemeenskap van Glo in God (soos ons God sien), of Aanvaar die Straf. Dit laat ons uiteindelik, so glo ek, met die uitdaging van ’n lewe wat gekenmerk sal word deur vrede, en vreugde, en geduld, vriendelikheid, getrouheid, goedhartigheid, nederigheid, ’n bietjie meer selfbeheersing, maar bowenal, liefde.

# NOTA: ’n Plek waar ek nie hoort nie

Maandag 5 April 2004

Ek was gisteraand in die “Bread of Life Church” in Kaohsiung. Ek het gedink ek sou voel soos ek Saterdagaand gevoel het toe ek ’n ander roete probeer het terug huis toe en opgeëindig het op ’n donker, verlate pad in ’n industriële area. Die gevoel wat ek gehad het tussen die donker fabrieke, na middernag op ’n Saterdagaand, was vars in my geheue op pad na die kerk. Ek het gereken ek gaan myself weer bevind in ’n plek waar ek nie hoort nie.

Na 45 minute het ek uitgestap en … ek was teleurgesteld. Teleurgesteld in die “preek” wat hoofsaaklik bestaan het uit ’n pseudo-wetenskap/geskiedenislesing om te “bewys” dat Christus werklik gesterf het. Die wat-dit-beteken-deel was uiteindelik ingelei met die woorde, “Just a few final words …” (of iets dergeliks).

Ek was ook herinner daaraan dat mense “kerk doen” op ’n Sondagaand, soos ander mense (of dieselfde mense) “sport doen” op ’n Saterdag. Dit was ’n sosiale geleentheid met die byvoordeel van religieuse identiteit bevestiging.

Ek kon nie anders as om te kyk na die mense, die “pastoor” met sy mikrofoon, en die parafernalia van “Christelike geloof” en tot die konklusie te kom dat die Kerk van Christus gekaap is deur mense wat nie die helfte van hulle eie “geloof” verstaan nie.

Hierdie is kritiese aantygings, en ek is bewus van die feit dat ek slegs 45 minute gespandeer het in die “gemeenskap van gelowiges”.

Een vraag kom egter by my op: As dit is wat ek dink, het ek ’n verantwoordelikheid om my opinies bekend te maak – in die geskrewe woord en in privaat gesprek, of moet ek dit vir myself hou en sê, “Laat die mense voortgaan om in vrede kerk te doen en hulle identiteite te bevestig”?

Verantwoordelikheid aan wie? Soos gewoonlik is ek nie seker nie. Al wat ek weet – en ek is immers nie ’n algehele vreemdeling in die hele kerk-besigheid nie, is dat iets nie lekker was by daai byeenkoms nie.

* * *

Die klem op “bewyse” in die lesing gisteraand het my ook laat dink die pastoor het aangeneem hy “preek” vir ’n groep ongelowige thomasse vir wie geloof nie genoeg is nie; asof hy weet die mense moet eers hul vingers insteek in die wonde van Christus voor hulle kan glo.

* * *

Dit mag vreemd wees vir sogenaamde gelowiges om dit uit te lig, maar dit wil voorkom asof die Christelike geloof vir vele “Christene” gaan oor regte aksie en beloning – doen dit, kry dat. Wat gedoen moet word vir die beloning is dat die persoon “in God moet glo”. Sodra dit natuurlik ’n voorvereiste raak vir verlossing, is dit letterlik ’n saak van lewe en dood om korrekte oortuigings te definieer, en ewe belangrik, om verkeerde oortuigings vas te pen. En sodra jy die grens vasgestel het tussen korrekte oortuigings en verkeerde oortuigings, is dit oop seisoen teen ketters wat “mislei word”, wat op “die verkeerde pad” is, mense wat “nie werklike gelowiges is, soos ons nie”.

## NOTA: Resultate wat agterbly in hierdie wêreld

[Uit die stuk, "Die SELF word gebore (en ander notas van 'n partikulêre dag)"]

Donderdag 8 April 2004

[…]

Ons word gebore, raak bewus van die feit dat ons *iets* is tussen ander *ietse* en *iemand* tussen ander *iemande*, en dat daar van ons verwag word om te funksioneer as die *iets* wat ons is (moenie optree asof jy 'n tafel of 'n troeteldier is nie) en ook om te funksioneer as *iemand*.

Oppervlakkig beskou, is dit moeiliker om te definieer wié ons is as om te definieer wát ons is, en die proses neem heelwat langer. Uiteindelik moet ons 'n aparte *iemand* wees net soos ons 'n aparte *iets* is, en omdat ons nie elke dag 'n ander *iemand* kan wees nie, het ons redelike konstante *identiteit* nodig.

Dis nou 10:56. Ek kan nou met my dag begin. Heelwat van hierdie dinge was reeds vroeër gesê, maar dat dit op hierdie manier gesê is, vandag, gee aan vandag 'n partikulêre kwaliteit. Dit gee ook aan my nog 'n bietjie resultaat om agter te laat …

* * *

Terloops, resultaat is baie belangrik vir "evangeliese" Christene. Hulle verwag om beloon te word vir hulle "geloof" in die lewe wat volg ná hierdie aardse bestaan.

Ek wonder hoeveel mense sal steeds elke week kerk toe gaan en die dinge sê wat hulle sê, as hulle moet verneem van 'n bron wat húlle as geloofwaardig ag, dat die resultate

van hulle lewens agterbly in *hierdie* wêreld, dat hulle dit nie kan saamvat as getuigskrifte vir ’n wêreld en ’n lewe wat kom ná hierdie een nie.

“Evangeliese” Christene is eintlik goeie besigheidsmense (daar is, terloops, ’n interessante historiese verbintenis tussen kapitalisme en Protestantisme). Hulle sê, “Ek gee dit, glo dat, doen hierdie, en kry dan daai, reg?” en die dominees en pastore knik gretig hulle koppe (nog meer “gelowiges”). As die potensiële “Christen” dan tevrede is hy of sy verstaan die saak reg, dan eers sê hulle, “’raait, count me in. Waar moet ek teken? Wat moet ek doen of sê?”

Dit sal interessant wees om te weet hoeveel mense se houding teenoor hulle religie sal verander as hulle van ’n betroubare bron moet hoor dat hulle dit al die tyd verkeerd verstaan het: dat ’n aardse lewe wat God verheerlik die begin en die einde is; dat dit doodgewoon *beter* is as ’n aardse bestaan wat God nié verheerlik nie; dat dit aan jou ’n meer vervullende lewe gee *terwyl* jy op hierdie kosmiese stofspikkel is; dat as jy fisies tot afsterwe kom, jy dood is, en dat daar geen verdere beloning op jou wag nie.

Self kan ek nie vaste stellings maak dié kant toe of daai kant toe oor wat gebeur na jou fisiese dood nie. Ek wonder maar net oor die motiverings van sekere mense, en hulle moontlike reaksies as dit sou blyk dat dinge anders is as wat hulle nog altyd vermoed, of geglo het.

[My gesprekke, werklik of andersins, met die Mormoonse sendelinge gaan terug tot in my eerste jaar in Taiwan toe twee welgeklede, skoongeskeerde jong Amerikaners elke Donderdag vir ’n paar weke ’n besoek afgelê het aan my woonstel. Hulle het gekom op uitnodiging – ek het hulle gesien een aand terwyl ek op my stoep gestaan en ’n sigaret gerook het, en siende dat daar nie toe veel ander Westerlinge in die omgewing was om mee te gesels nie, het ek die geleentheid aangegryp vir ’n teologiese geselsie. Ons gesprekke het die vorm aangeneem van vraag-en-antwoord: Ek het vrae gevra, hulle het probeer antwoord, ek het gereageer op hulle antwoorde, en toe hulle nie meer wou of kon antwoord nie, het ek namens hulle antwoorde uitgedink. Na ’n paar weke het die twee besluit om my eerder nie weer te besoek nie.

Op die betrokke Woensdag van hierdie stuk was ek per trein op pad terug na Fengshan toe twee blanke mans my gesigsveld betree: jonk, swart broeke, wit kortmouhemde met naamplaatjies op die een bors, skoongeskeer, kort hare. Ek het begin wonder wat ek sou sê, sou hulle naderskuif. Die reis het net so tien minute geduur; die gesprek sou derhalwe kort, en op die man af wees.]

## Gesprek met Mormoonse sendelinge op die trein

(Wat nie plaasgevind het nie op Woensdag 2 Junie 2004)

“Hi.”

Ek knik my kop.

“Are you a teacher?”

“Yes.”

“How long have you been here?”

“Couple of years.”

“Have you heard of the Church of the Latter Day Saints of Jesus Christ?”

"There's no point in me having this conversation with you."

"Why?"

"Because you don't know who you are."

"What do you mean?"

"I mean you know your names, and you know to which religious organisation you belong. But these are mostly things that you've been told about yourself during the first two decades of your lives. You haven't really made any personal choices that would indicate to me that you truly know who you are."

"We've chosen to follow Jesus Christ."

"How could you have chosen something if you've never had any choices? Where did you grow up? Utah? Salt Lake City? If you were an Arab who grew up in a Muslim environment, with all the environmental data that would have given you an identity in that context, and you then chose the Church of Latter Day Saints above Islam … then you would have made a choice. So far you're nothing but a human body carrying around a lot of data about yourself. These things – your physical appearance, your name, your language, where you come from, your nationality, and the fact that you are missionaries of a particular church – are all identifying marks that tell you and anyone else how you fit into your environment.

"You, sitting there, cannot tell me anything that you haven't been told. Have you ever had an experience that could possibly undermine your beliefs? How can you know the truth about yourself or anything you believe in if you've never questioned the validity of the facts that you've been fed? What are your criteria for telling truth from a lie?

"I cannot have an intelligent conversation – about religion no less! – with someone who is nothing more than an emulator of other people in order to know how he should function as a human being."

“How do you know what we think, or what we’ve experienced? I experience God every day …”

“Yes, you have experiences, and I’m sure you’ve been told how to interpret them. And the words you use to give expression to these experiences … are words that you did not invent, am I right?

“My station’s coming up. Listen, I cannot, in the final instance, judge the validity of your experiences. I do not claim to possess the powers of mind or spirit which would certainly be required to either confirm or refute the source of your experiences.

“If I made certain assumptions about you that are incorrect, please accept that I did so to make a point that might be applicable to your life, or it might not be. If my assumptions cannot in entirety be dismissed, then please consider it for a minute or so. Either way, have yourselves a good day.”

## Ek glo steeds …

Saterdag 3 Julie 2004

Laat my toe om enkele waarhede ter tafel te lê:

1. Identiteit speel ’n kardinale rol in die normale funksionering van ’n individu.

2. Die partikulêre gemeenskap waarbinne ’n mens gebore en getoë word, speel ’n primêre rol in die vorming van identiteit.

3. Dit is baie algemeen dat ’n partikulêre godsdiens ten nouste verweef is met ’n partikulêre gemeenskap; hierdie godsdiens is in vele gevalle ’n kardinale bepaler van identiteit vir mense wat gebore is en grootgeword het in hierdie gemeenskap.

4. Vir die aanhangers van verskeie godsdienste is dit belangrik om aanspraak te maak op die *universele toepassing* van ’n spesifieke godsdienstige “waarheid”.

5. Dit is te verstane as ’n persoon wat gebore is en grootgeword het in ’n gemeenskap waar ’n “universele toepassing” godsdiens ’n primêre bepaler is van identiteit, ter wille van sy of haar eie partikulêre identiteit, hierdie aansprake resiteer, en dit ook so sal oordra aan die volgende geslag.

’n Vraag: Kan rasionele mense kwalik geneem word as hulle ’n skeptiese houding koester jeens die aanspraak op “universele waarheid” deur die aanhangers van enige partikulêre godsdiens?

Anders gestel:

a) Gemeenskappe funksioneer orals in die wêreld as bronne van partikulêre identiteit.

b) Om as buitestander ’n partikulêre gemeenskap se geldigheid te bevraagteken as bron van identiteit bloot omdat jou eie identiteit nie afkomstig is van daai bron nie, is onlogies. (Dit sal beteken dat een wat buite jóú gemeenskap gebore is en grootgeword het, ook die geldigheid van jou gemeenskap as bron van identiteit kan bevraagteken omdat sy identiteit nie afkomstig is van jóú gemeenskap nie.)

c) ’n Partikulêre godsdiens is, in talle gevalle, ten nouste verweef met ’n partikulêre gemeenskap, en vervul ’n belangrike rol in die definiëring van identiteit.

d) Gemeenskap A is dus as ’n bron van identiteit gelyk aan Gemeenskap B.

e) Dit kan ook gesê word dat Godsdiens A as ’n bron van identiteit gelyk is aan Godsdiens B.

Drie vrae:

1. Op watter basis kan aanhangers van Godsdiens A, in ag genome bogenoemde punte, steeds aandring op universele toepassing van hulle “waarhede” – oor alle tydsgrense, kulturele grense, en alle ander grense heen?

2. Op watter basis kan die aanhangers van Godsdiens A – wat heel waarskynlik aanhangers van daai partikulêre godsdiens is omdat daai partikulêre godsdiens ’n primêre *gegewe* faktor was in die proses waaruit hulle identiteite gevorm was – die bewering maak dat hulle godsdiens waarde het wat verder

strek as die waarde van Godsdiens B – wat ’n soortgelyke rol vervul as identiteitsbepaler in Gemeenskap B?

3. Waar word die lyn getrek tussen godsdiens as oordragmedium van “tydlose waarhede” (ongeag hoe waar dit mag wees), en godsdiens as bepaler van identiteit?

Na deeglike besinning oor hierdie onderwerp, is daar nog ’n vraag wat mens nie die versoeking kan weerstaan om te waag nie: WAT IS DIE WAARHEID?

Dis maklik om een van die beginsels van sekulêre religie te resiteer en te antwoord, “Die waarheid is relatief.”

Ek glo egter steeds dat daar ’n ABSOLUTE, UNIVERSELE WAARHEID is. Ek glo verder dat die partikulariteit van noodlotsdata waarmee enige mens gekonfronteer word met geboorte, die gegewendheid van die instrumente waarmee uitdrukking gegee word aan ’n bewussyn van individuele self, en die noemenswaardige rol van godsdiens as ’n mede-bepaler van identiteit, alles stukkies is van die legkaart wat die WAARHEID is.

Ten laaste, glo ek dit is moontlik vir ’n mens – ’n lewende lid van die spesie *Homo sapiens* – om die volle, absolute, universele, tydlose waarheid te ken?

My antwoord bly steeds, sonder twyfel, nee.

